SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 9 JUNIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 in Afrikaans en om 08:30 SAT (Sentraal Afrika Tyd) in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat aangekondig word dat ZS1AHR Alex Thelland, op 29 Mei 2002, na 'n lang siekbed, stil in sy slaap oorlede is in die ouderdom van 82 jaar.

Ons innigste meegevoel aan sy eggenote Peggy en dogter Maureen, familie en vriende.

Alex was vir baie jare lid van die SARL en die Overberg Amateurradioklub, ZS1OAR. Hy was jare terug bekend as ZS5ZA.

POUSE

In die nuus vandag:

REGISTRASIE VAN GELYKGOLFEKSAMINATORS EN -MODERATORS

NUWE LEDE

HAMNET ID-KAARTE

WENKE OOR DIE AANLEER VAN DIE MORSEKODE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

REGISTRASIE VAN GELYKGOLFEKSAMINATORS EN -MODERATORS

Die termyn van bestaande gelykgolfeksaminators verstryk aan die einde van hierdie maand di 30 Junie 2002. Voornemende persone wat as GG-eksaminators wil optree, word versoek om sonder versuim opnuut by die SARL te registreer.

Vanaf 1 Julie 2002 sal slegs geregistreerde persone dié amp mag verrig. Twee persone (toetsers) moet tydens 'n toets teenwoordig wees.

Die vereistes waaraan voornemende eksaminators moet voldoen, is soos volg: 1 SARL Lidmaatskap;
2 Hy/Sy moet lid van 'n SARL-geaffilieerde klub wees; 3 Hy/Sy moet 'n Klas A lisensie vir ten minste alreeds 2 jaar hê en 4 12 wpm GG geslaag het; 5 Bevoeg in GG wees en 6 Moet deur die Raad van die SARL in die amp aangestel wees.

Instruksies oor hoe die toets afgelê moet word asook die registrasievorm om as toetser te registreer, is op die SARL se Webblad beskikbaar.

NUWE LEDE

Die SARL verwelkom graag die volgende persone wat die afgelope week by die liga aangesluit het:

ZR1RVN Riaan van Niekerk ZR5EP Edmund Manderson ZS1AFE Rob Bareham ZS5APA Andre van Rensburg SP9RQM Boleslaw Halas ZR5TB Tony Buchly ZS6BXN David Stols

Mag u 'n lang en aangename verbintenis met die SARL beleef.

HAMNET I D-KAARTE

Die Raad van die SARL het besluit om nie die Hamnet ID-kaart te verander nie. Indien u nog in besit is van 'n ou kaart hoef u geen aksie te neem nie. Die kaart kan nog steeds gebruik word. Diegene wat nie in besit is van 'n kaart nie, kan met Francois ZS6BUU per e-pos in verbinding tree by francois@overflow.co.za. Dit geld ook waar lede in besit is van ou kaarte waar die roepsein moontlik verander het of die foto baie verouderd is.

Aan alle Provisiale Direkteure; dit sal waardeer word indien u navraag sal doen onder u lede om die nodige inligting te bekom en aan Francois te stuur vir aandag, verkieslik voor die einde van Junie.

Let daarop dat ons 'n onlangse foto van u benodig. Almal van ons het onlangs fotos laat neem vir die nuwe rybewys ID.-kaart. Van die fotos mag miskien nog in u besit wees, en hulle is die korrekte grootte wat ons benodig. Voeg slegs u roepsein agter op die kaart aan vir uitkenning.

Indien daar enige navrae is skakel Francois gerus by 011 679-5260 of by die e-posadres vroeër genoem, of per faks by 011 475- 5946.

SPESIALE RSGB-KOMPETISIE

Hierdie naweek vind 'n spesiale RSGB-kompetisie plaas. Dit het gister Saterdag 8 Junie om 10:00 UTC begin en eindig 24 uur later. Stasies buite die Gemenebes moet slegs met stasies binne die Gemenebes kontak maak.

GEMEENSKAPSDIENS ELDERS VERRIG DEUR RADIOAMATEURS

In meeste lande waar daar 'n nasionale organisasie vir amateurradio bestaan is daar 'n vertakking van die organisasie wat uit vrywilligers bestaan wat bereid is om tyd en toerusting beskikbaar te stel om kommunikasie te verskaf ten einde die veilige verloop van 'n gebeurtenis te verseker of tydens noodgevalle wanneer die normale kommunikasiemiddele faal. Om net 'n paar te noem, in die VSA is dit ARES (Amateur Radio Emergency Service, in Australië WICEN (Wireless Institute Civil Emergency Network) en hier is dit HAMNET. Hier volg nou inligting oor drie insidente wat in die VSA plaasgevind het en oor erkenning wat deur outoriteite verleen is aan die diens wat deur die betrokke amateurs verrig is:

Die wetgewende gesag van die staat van New York het amptelik erkenning verleen aan die meer as 800 amateurradio-operateurs van die staat wat noodkommunikasie verskaf het volgende op die Wêreldhandelsentrumramp van 11 September.

Die besluit notuleer dat amateurs meer as 15 000 man-ure aan vrywillige diens gedurende twee weke regoor die staat spandeer het wat insluit die Stadskantoor van die New Yorkse Noodbeheer, die Amerikaanse Rooikruis en die Heilsleër. Die besluit noem spesifiek amateurradio se rol om meer as dertig skuilings te beman wat opgerig is om gestrande lugreisigers te huives en ander wat geaffekteer was deur die ineenstorting van die Wêreldhandelsentrum. Amateurradio HF-koppelings het ook amptenare van die New York stad in staat gestel om kommunikasie met die staatsagentskappe in Albany te behou toe die konvensionele telefoondiens nie beskikbaar was nie.

In die tweede geval is spanne weer in Colorado ingeroep om om hulp te verleen tydens vedbrande waar dit geblyk het dat so gou as wat een brand onder beheer gebring is, 'n ander een uitgebreek het. ARRL se Colorado Seksiebestuurder Jeff Ryan, K0RM, het gesê "Amateurradio-ondersteuning van hierdie gebeurtenis was niks minder as uitstaande nie".

ARES van die Fremont distrik was geaktiveer en amateurs het 'n Rooikruisskuiling beman wat opgerig was om ontruimde inwoners te huives, 'n beheerpos en 'n brandweerstasie sowel as die Rooikruishoofkwarteir in Colorado Springs. Dosyne amateurs het gedurende die naweek aan diens gebly en die ondersteuning was verwag om tot 8 Junie aan die gang te bly.

In die derde geval het Florida se goewerneur Jeb Bush Junie as "Amateurradiomaand" in die sonskynstaat verklaar. In 'n proklamasie wat op 22 mei uitgereik is, het goewerneur Bush amateurradio se noodkommunikasiekundigheid, sy rol in die bevordering van internasionale betrekkings en die rehabilitasie van gestremdes beklemtoon. Bush het groete en beste wense aan almal toegewens wat amateurradio as 'n waardevolle kommunikasiebron erken en hulde betuig aan Florida se amateurs.

'N PAAR WENKE OOR DIE AANLEER VAN DIE MORSEKODE

Hierdie is 'n uittreksel uit die ARRL se webblad. Die doel is om alle moontlike

wenke in een plek te gee. Gaan gerus in op hierdie webblad vir nadere inligting.

1 Begin! Of jy nou gebruik maak van oudiobande, kompakskywe, rekenaarsagteware of 'n maat om jou te help sal jy nêrens kom as jy nie begin nie. 2 Soos 'n klein kindjie leer om eers te kruip, dan te loop en uiteindelik te hardloop moet jy in stappe leer. Om Morsekode (GG) ordentlik te leer vereis selfstudie sowel as hulp van iemand wie vir jou GG stuur. 3 Leer elke karakter as 'n geluid. Morsekode is 'n taal van klanke. Moet nooit kolletjies en strepe skryf nie. 4 Herhaling is die sleutel om enigiets te onthou insluitende Morse karakters. Party mense bemeester dit binne 'n paar dae ander neem maande. Almal wat aangehou het het dit oorwin. 5 Die Farnsworth Metode word aanbeveel. Met hierdie metode leer jy die karakters teen 'n spoed van 18 woorde per minuut met groot spasies tussen die karakters. Hierdie is 'n bewese metode vir ontwikkeling. As die karakters eers geleer is, is die leesspoed maklik om te verbeter deur die tussenspasies te verkort. 6 Oefening, oefening, oefening. Dit maak nie saak of jy vinnig of stadig leer nie die sleutel lê in oefening. Met genoeg oefening kan so te sê enigiemand die Morsekode aanleer.

Die artikel gee nog meer wenke asook 'n lys van hulpmiddels en 'n geskiedenis van die Kode. Gaan gerus na die ARRL se webblad by www.arrl.org

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en George, ZS6NE, en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX